# Lééf met hart & siel

JANUARIE 2017
RSA R43
(BTW ingesluit)
R45,50 (Ander lande)
N$45,50 (Namibië)



Voel die vrede



'n Tydskrif vir gelowige vroue wat die mooi in die lewe vier!

**5 KEUSES WAT JOU GELOOF VERSTERK**

**JOU GESONDHEID**
Dié toetse moet jy vanjaar doen



**MAAK PLEK!**
... vir iets nuuts in 2017

**VERHALE VAN HOOP**
* Onvrugbaar en geskei tot nuwe liefde en 'n baba
* Blindheid stuit nie dié fisioterapeut




**PSALM 62:6**



**KUIER KUSLANGS**
* Vind sielsrus in CHURCHHAVEN
* WITSAND – waar see en rivier saamloop

MINDER, BETER & DIEPER!
LINDIE STRYDOM se Nuwejaarsvoorneme

## 'Net by God vind ek rus, want op Hom vertrou ek'





# Reis lig

## Die aktrise **Christia Visser** se anker van geloof hou haar waagmoedig in haar lewe en loopbaan.

*deur MARYKE VISAGIE foto's MARSEL ROOTHMAN*



Ek bekommer my nie te veel oor die toekoms nie. Ek is **gelukkig**, ek voel of al my drome **waar** word

Christia Visser is 'n verkleurmannetjie wat ewe gemaklik Shakespeare vertolk en gehore kan laat skater in 'n romkom. Sy is jonk, vol energie en reis lig. Ander jonges wik en weeg nog oor hul toekoms, maar op 24 ry die talentvolle Christia die golf van sukses.

Dié bekroonde aktrise laat haar nie kniehalter deur vyf- en tienjaarplanne nie. Daarvoor is sy veels te jonk, te sorgvry en tans ook heeltemal te besig. "Ek het nog niks vasgemaak vir die nuwe jaar nie, maar die regte ding sal op die regte tyd kom. Ek bekommer my nie té veel oor die toekoms nie. Ek is so gelukkig, want ek voel of al my drome klaar besig is om waar te word. En ek weet met tyd sal ek nóg nuwe drome kry."

Ten tyde van die artikel was sy druk besig op stel met die skiet van *The recce,* saam met Marius Weyers en Elsabé Daneel. Die fliek handel oor 'n jong recce, Henk Viljoen, wat ná 'n skermutseling vir dood agtergelaat word en alles in die stryd werp om deur oorloggeteisterde terrein by sy vrou uit te kom.

Wanneer sy nie op stel is nie, is Desember en Januarie vakansietyd. Drie dinge spel vir haar die lekkerte van somer: die reuk van sonbrandroom, skemerkelkies en buite braai! Sy sonder die herfs uit as haar gunstelingseisoen, maar sy geniet die warmer weer. "Die son en see maak my gelukkig." En simbolies hiervan is die kleur blou. "Dit simboliseer vir my skoonheid en vrede."

En in die gees van die seisoen, op 'n loomwit strand en met 'n blou bikini aan, het sy aan die begin van 'n nuwe jaar g'n strawwe Nuwejaarsvoornemens nie. "Net om rustiger en sagter te wees met myself. Ek het hard gewerk oor die laaste paar jaar en ek sal altyd aanhou om hard te werk. Maar ek dink dis nou tyd om net so 'n klein bietjie meer te begin dink en gee aan myself."

## Alles en nog wat

Christia het die grootste deel van haar kinderjare op Swellendam deurgebring saam met haar ma, Cecile, pa, Abrie, en ouer suster, Lucile. "My ouers het my nog altyd ondersteun in alles wat ek wou doen. Ek dink hulle was heimlik maar skepties en bang vir my part oor alles wat voorlê in hierdie onseker beroep, maar hulle het nooit in my pad gestaan nie. Hulle het my wel daaraan herinner dat dit 'n moeilike bedryf is, maar net so was hulle by elke liewe optrede waar hulle my vertel het dat hulle glo ek kan 'n sukses hiervan maak."

Christia het altyd geweet sy wil die kunste haar beroep maak. Sy het aanvanklik gemeen sy sou dit doen deur sang en het ingeskryf vir sanglesse by ▶

◀ die gerekende Koba Wicomb op Stellenbosch, waar sy op hoërskool was.

Sy is ook van agtjarige ouderdom af lief vir dans, ken haar slag op die dansbaan en is bedrewe in verskeie moderne dansstyle – van hip-hop tot Latyns-Amerikaanse en baldanse.

"As ek nie 'n aktrise was nie, sou ek my vir seker steeds in die kunste bevind het, dalk as sanger of skrywer."

Maar dit was drama wat uiteindelik haar hart gesteel het. "Ek het op hoërskool drama as vak geneem en heeltemal daarop verlief geraak."

Sy is op hoërskool bekroon as beste aktrise in die Klein Libertas-teater se skolekompetisie vir haar vertolking van Annemie in *Poppespel*. Sy het ook studeer aan die dramaskool ACT in Kaapstad, waar sy in professionele produksies soos die fliek *Perfect wave*, Shakespeare se *Cardenio* by die Maynardville-opelugteater, kommersiële advertensiewerk en Nicola Hanekom se *Land van skedels* te sien was. Laasgenoemde teaterstuk is by die KKNK en Aardklop opgevoer en is met vier Fiësta-toekennings bekroon.

Christia het boonop die gesogte rol van die jong Lena Aucamp in Leon van Nierop se silwerdoekverwerking van *Ballade vir 'n enkeling* voor die neus van dosyne hoopvolle aktrises weggeraap. Sy was ook te sien in die kykNET-reeks *Die boekklub* waarin sy die rol van Lillie vertolk het, en sy het die verkragtingslagoffer Alison Botha in die dokumentêre fliek *Alison* uitgebeeld. Alison was 'n uitmergelende rol, erken sy.

## Uiterstes

"Drama neem jou na plekke waar jy nooit self sou kom nie. En die lekkerste daarvan? Ek het die voorreg om die gehoor saam met my op reis te neem."

Christia skram kennelik nie weg van moeilike rolle nie. Sy beskou haar rol as die pilverslaafde Tess in die gelyknamige

> Dis my geloof wat my gegrond hou, wat my sterk hou en wat my moed gee. **God is my anker in alles**

fliek as haar grootste prestasie. Die fliek onder regie van Meg Rickards is gegrond op Tracey Farren sê boek *Whiplash* en handel oor 'n jong meisie wat onverwags swanger raak en haar stryd om te keer dat haar verlede haar inhaal. Op die webwerf imdb.com het Rickards gesê sy is "diep beïndruk deur Christia se toewyding, professionaliteit, empatie en kreatiewe insette".

"My rol as Tess het my as aktrise en persoon na al my uiterstes toe gedruk," meen Christia, "maar in die proses het ek baie geleer oor myself en die wêreld, en ek is trots op hoe ek dit hanteer het. Ek het al my bang in my sak gesteek en net gespring om 'n storie te vertel wat waardig is om gehoor te word.

"Ek hou daarvan om mense iets te laat voel en om hulle te laat nadink. Maar wie hou nou nie van 'n bietjie romanse en lekker lag nie?"

Dié kans het sy gekry in *Hollywood in my huis* waarin sy die rol gespeel het van Jana van Tonder, 'n vaal hoërskoolmeisie van die verkeerde kant van die spoorlyn wat groot drome het om Hollywood toe te gaan ná Charlize Theron se Oscar-sukses. Jana besluit om haar matriekafskeid in haar eie Hollywood-glansgeleentheid te omskep, en sy het 30 dae om 'n outjie vir 'n droomafspraak te vind. Vir hierdie lekkerlagstorie het Christia in 2014 die gesogte Silwerskermfees se People's Choice-toekenning as beste aktrise huis toe geneem.

Christia het heel... rol in elke genre wa... "Sjoe, daar is so bai... 'n ander storie om te... opgewonde oor elke... sin kan kry, sal sy n... 'n sterk vrou in 'n a... Iets soos *Tomb raide*... haar eie waagtoertjie...

Anna-Mart van de... rolmodel en inspira...

## Diep geworte...

Christia weet waar h... vandaan kom. God w... middelpunt van haa... sukses en sy is 'n u...

"Dis my geloof w... wat my sterk hou e... God is my anker in a...

Sy raak graag bet... heidsprojekte soos d... *sies*-veldtog waar m... kan skenk vir 'n m... is ook die segspers... Revolution, 'n uitv... 'n veldtog teen verk...

Hulle sê 'n mens m... geplant is. Christia h... in Kaapstad en baie... lewe lekker. Sy hou... oefen graag en gen... ture. Dan is daar die... waarmee sy haarsel...

"Sjoe! Ek het baie... soveel maniere insp... vriende, my wonder... ongelooflike mense... En ek het die voorre... waarvoor ek lief is. E... nuwe dinge; ek het... dankbaar te wees."

As sy haar lewe t... is daar niks wat sy... "Ek glo ek is waar e... waar ek was. Elke n... leerproses waaroor e...